20

# PSALM 20

Mag God u hoor in u ge - bed

en uit u nood u red;

mag hulp uit Si - on vir u kom

van - uit sy hei - lig - dom.

1 2 3 4 5 6 7

X Lied :

2.
Die God van Jakob, eer sy Naam,

mag Hy u nooit beskaam.

Mag Hy u offers ook onthou,

aanneemlik dit aanskou.

3.

Mag Hy u gun wat u begeer

en u laat triomfeer.

Ons sal die vaandels juigend dra.

Mag Hy gee wat u vra.

4.
Hy laat, ek weet, hom triomfeer -

Gesalfde van die Heer.

Omdat hy hulp van God verwag,

oorwin hy deur Sy krag.

5.

Op strydwaens steun en roem party,

op perde wat hul ry,

maar ons vertrou op God se Naam -

Hy wat ons nooit beskaam.

6.

Hy laat diesulkes ondergaan,

maar ons bly regop staan.

Ons stel vertroue in die Heer:

Hy werp die vyand neer.

7.
Heer, laat die koning triomfeer,

vergun hom dit, o Heer.

Mag God ons hoor in ons gebed

en as ons roep, ons red.